# O Jesus, ons Heer, U het ons verbly

342

O Je -sus, ons Heer, U het ons ver - bly,
uit boei - e kom U ons be - vry;
U kom uit heer - lik' he - mel - ryk,
en U word aan die mens ge - lyk -
so skenk U, o Heer, ge - na - de vir my!

2

O Jesus so rein, o Jesus so goed,
met krip en kruis deur ons begroet.
Waar haat was, kom U liefde gee,
die blye boodskap deel U mee.
So bring U weer rus, Heer,
in ons gemoed.

3

Aan U alle eer, aan U alle dank,
aanbidding, lof, ons lewe lank!
U kom op die bestemde tyd,
kom stig in ons u vrederyk.
Hoe nuut is die lied,
hoe heerlik sy klank!